330

# Die volk wat in die donker wandel

Die volk wat in die don - ker wan - del,

oor hul - le het 'n lig ge - skyn:

Die Chris-tus, Lig oor al - le lan - de,

laat angs en duis - ter - nis ver - dwyn!

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)

U het die volk ver - me - nig - vul - dig;
hul vreug-de het U groot ge - maak.
Soos in die oes - tyd juig hul vro - lik
waar hul mét U oor - win-ning smaak.

2

Die juk wat swaar op ons gedruk het,
het U met wondermag verbreek.
Die vyande wat ons verskrik het,
verdwyn wanneer u almag spreek:
'n Kind is vir u volk gebore,
'n Seun het U aan ons gegee -
Die heerskappy is op sy skouer,
met mag en eer is Hy beklee.

3

Hy's Wonderbaar, 'n Eew'ge Vader;
Hy's Raadsman; Hy is Sterke God;
en Hy vermeerder in genade
sy heerskappy as Vredevors.
Hy kom met vrede sonder einde,
versterk dit deur geregtigheid -
Met ywer sal Hy dit bevestig
van nou af tot in ewigheid.